Wikipedia

# Sloweens

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

*Hierdie artikel handel oor die taal. Vir die etniese groep, sien Slowene. Moenie verwar word met Slowaaks nie.*

**Sloweens** (*slovenski jezik* [slɔˈʋèːnski ˈjɛ̀ːzik] of *slovenščina* [slɔˈʋèːnʃt͡ʃina]) is 'n taal wat tot die Slawiese tale behoort. Binne die Slawiese tale vorm dit met Kroaties, Bosnies, Serwies, Macedonies en Bulgaars die Suid-Slawiese taalgroep. Daarnaas toon Sloweens ook bepaalde verhoudings met die Wes-Slawiese tale Slowaaks en Tsjeggies.[2] Die suidelike Wes-Slawiese volke (Tsjegge, Slowake en Slowene) is in die 9de eeu deur die Hongare se vestiging in die Pannoniese Laagvlakte van mekaar geskei.

Sloweens is die amptelike taal van Slowenië. Sedert 1 Mei 2004 is Sloweens een van die amptelike tale van die Europese Unie. Daarbenewens vorm Sloweens saam met Duits die amptelike tale van die Oostenrykse deelstate Karinthië en Stiermarke asook saam met Friulaans en Italiaans van die Italiaanse outonome streek Friuli-Venezia Giulia. Die aantal sprekers bedra sowat 2,1 miljoen mense, naamlik ongeveer 1,75 miljoen outochtone (inheemse) Slowene in Slowenië, Oostenryk, Italië en Hongarye en omtrent 350 000 immigrante in onder meer die Verenigde State, Argentinië, Kanada, Australië en Wes-Europa.

| Sloweens<br>*slovenski jezik*, *slovenščina* | |
|---|---|
| Uitspraak: | [slɔˈʋèːnski ˈjɛ̀ːzik], [slɔˈʋèːnʃt͡ʃina] |
| Gepraat in: | Slowenië<br>Oostenryk<br>Italië<br>Hongarye<br>Kroasië |
| Gebied: | Sentraal-Europa |
| Totale sprekers: | 2,1 miljoen[1] |
| Rang: | 178 |
| Taalfamilie: | Indo-Europees<br>Slawies<br>Suid-Slawies<br>Suidwes-Slawies<br>**Sloweens** |
| Skrifstelsel: | Latynse alfabet |
| **Amptelike status** | |
| Amptelike taal in: | Europese Unie<br>Slowenië<br>Friuli-Venezia Giulia<br>Karinthië<br>Stiermarke |
| Gereguleer deur: | Sloweense Akademie vir Wetenskap en Kuns |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | `sl` |
| ISO 639-2: | `slv` |
| ISO 639-3: | `slv (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.as` |

## Inhoud



## Taalgebied



Verspreiding van Sloweens

p?id=slv)



**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.


Verspreiding van Sloweense dialekte

Naas Slowenië word Sloweens van oudsher ook in gebiede wat aan Slowene bewoonde gebiede grens gepraat as en as tweede ampstaal gehandhaaf in onder andere:

- Friuli-Venezia Giulia (*Furlanija Julijska Krajina*) in Noordoos-Italië.
- Dorpe: Triëst (*Trst*) - Gorizia (*Gorica*) - Tarvisio (*Trbiž*);
- die Oostenrykse bondstaat Karinthië (*Koroška*).
- Dorpe: Arnoldstein (*Podklošter*) - Villach (*Beljak*) - Klagenfurt (*Celovec*) - Ferlach (*Borovlje*) - Völkermarkt (*Velikovec*).

Sloweens word voorts deur die Slowene in die Oostenrykse deel van Stiermarke (*Štajerska*) ten suide van Graz (*Gradec*) en die Hongaarse gebied Szentgotthard (*Monošter*) gepraat. Ongeveer tweehonderdduisend Sloweense immigrante praat Sloweens. Die handhawing van die Sloweense taal hang van heelwat faktore af. So blyk Slowene in veral die Verenigde State (Pennsilvanië, Ohio) hulle taal nouliks aan die volgende geslagte oordra, terwyl onder Slowene in Suid-Amerika die taal relatief dikwels ook deur derde en vierde generasies aktief gepraat word.

## Geskiedenis

Die vroegste taaldokument is die sogenaamde Bržinski spomeniki (Freisinger Monumente), wat in Beierse Freising gevind is. Die tekste behandel liturgiese vrae en deels homiletiek. Die dokument is in ongeveer die jaar 1000 geskep.

## Skrif

Sloweens word met die Latynse alfabet, aangevul met die volgende diakritiese tekens, geskryf. **č**, **š** en **ž**. Waar Nederlands 'n **x** skryf, gebruik Sloweens altyd die skryfwyse **ks** – meer soos Afrikaans.

## Eienskappe

Sloweens is 'n flekterende taal. Enkele verskilpunte met Afrikaans is: afwesigheid van die lidwoord, groot vryheid in sinsbou, verbuiginge van selfstandige en byvoeglike naamwoorde (ses naamvalle), aspekte van werkwoorde ('n werkwoord het meer as een vorm, wat 'n tydsaspek van handelinge uitdruk) en die gebruik van tweevoud (dualis) naas enkelvoud en meervoud. Sloweens ken verder die *supinum*, waardeur 'n werkwoord in kombinasie met 'n werkwoord van beweging 'n ander vorm aanneem (nl. 'n wysiging van die infinitiefuitgang). Verbuigings van selfstandige en byvoeglike naamwoorde vind plaas volgens:

- naamval:
  - Nominatief (*Imenovalnik*),
  - Genitief (*Rodilnik*),
  - Datief (*Dajalnik*),
  - Akkusatief (*Tožilnik*),
  - Lokatief (*Mestnik*),
  - Instrumentalis (*Orodnik*);
- getal:
  - Enkelvoud (*Ednina*),
  - Tweevoud (*Dvojina*),
  - Meervoud (*Množina*);
- geslag:
  - manlik (*moški spol*),
  - onsydig (*srednji spol*),
  - vroulik (*ženski spol*).

Die verbuiging word vertoon in die woordeinde (suffiks). Daar bestaan rofweg vier deklinasies (verbuigings - van Latyns: *declinatio clinario* – buig):

- manlik
- vroulik op -a
- vroulik op -ost/-ev
- onsydig

Die tydsaspek word enersyds uitgedruk deur die gebruiklike indeling *teenwoordige tyd*, *verlede tyd* en *toekomende tyd*, tegelykertyd word deur die Aspek die aard van 'n handeling (voltooid of onvoltooid, besigwees of herhalend) aangegee.

# Uitspraak

Sloweens het 'n vry aksent, wat nie uit die geskrewe vorm van 'n woord blyk nie. Aksente kan betekenisonderskeidend wees.

# Dialekte

Sloweens het meer as veertig dialekte, wat in nege hoofgroepe verdeel kan word.

- Prekmurees – onafhanklike dialek met 'n eie ontwikkelde letterkundige standaard.

## Verwysings


1. "Ethnologue: Languages of the World, Seventeenth edition, Slovene" (http://www.ethnologue.com/language/slv) (in Engels). Ethnologue. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20200504205601/https://www.ethnologue.com/language/slv) vanaf die oorspronklike op 4 Mei 2020. Besoek op 4 Mei 2016.
2. Dular, Janez (2001). "Jezikovni položaj" (http://www.vlada.si/o_sloveniji/slovenscina/jezikovni_polozaj/). Government of the Republic of Slovenia. Besoek op 4 Mei 2016.


## Eksterne skakels

- Wikimedia Commons het meer media in die kategorie Sloweens.

Sien ***Sloweens*** in Wiktionary, die vrye woordeboek.

**Indo-Europese tale: Satem-tale: *Slawiese tale***

**Wes-Slawiese tale:**

Kasjoebies | Polabies (†) | Pools | Slowaaks | Silesies | Sorbies (Neder-Sorbies, Opper-Sorbies) | Rusyn (Rusnak) | Tsjeggies

**Oos-Slawiese tale:**

Oud-Oos-Slawies (†) | Oekraïens | Russies | Rusyn (Roeteens) | Wit-Russies

**Suid-Slawiese tale:**

Bulgaars | Masedonies | Sloweens | Serwo-Kroaties (Bosnies, Kroaties, Montenegryns, Serwies)

**Kunsmatige tale:**

Protoslawies | Kerkslawies (Ou Kerkslawies †)

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Tale_van_Sloweni%C3%AB&action=edit) **Tale van Slowenië**

| | |
|---|---|
| **Amptelike tale** | Sloweens |
| **Minderheidstale** | Kroaties · Duits · Hongaars · Italiaans · Romani · Serwies |
| **Gebaretale** | Joego-Slawiese gebaretaal |

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Tale_van_Hongarye&action=edit) **Tale van Hongarye**

| | |
|---|---|
| **Amptelike taal** | Hongaars |
| **Minderheidstale** | Kroaties · Duits · Grieks · Hongaarse gebaretaal · Roemeens · Serwies · Slowaaks · Sloweens |
| **Uitgestorwe tale** | Kumies · Kiptsjagies |

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Tale_van_Oostenryk&action=edit) **Tale van Oostenryk**

| | |
|---|---|
| **Amptelike tale** | Oostenrykse Duits |
| **Streekstale** | Burgenland-Kroaties · Hongaars · Romani · Slowaaks · Sloweens · Tsjeggies |
| **Nie-amptelike dialekte** | Alemannies · Beiers |
| **Gebaretale** | Oostenrykse gebaretaal |

Sien ook: Minderheidstale van Oostenryk

| | |
|---|---|
| **Normdata** | GND: 4120336-7 (https://d-nb.info/gnd/4120336-7) · LCCN: sh85123525 (https://id.loc.gov/authorities/subjects/sh85123525) · NDL: 00571751 (https://id.ndl.go.jp/auth/ndlna/00571751) |